WIKIPEDIA

# Litaus

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Litauers.*

**Litaus** (*lietuvių kalba*) behoort saam met Lets tot die oostelike of sentrale groep van die Baltiese taalfamilie (alhoewel die twee tale wedersyds nouliks verstaanbaar is). Dit is die amptelike taal van Litaue en, sedert Litaue se aansluiting op 1 Mei 2004, ook een van die amptelike tale van die Europese Unie. Litaus word deur ongeveer vier miljoen moedertaalsprekers gepraat, waarvan 2,9 miljoen in Litaue.

Litaus is van groot belang vir die taalkunde vanweë sy behoudende karakter. So word dit as die mees argaïese van alle lewende Indo-Europese tale beskou wat naaste verwant is aan Proto-Indo-Europees. Volgens die sogenaamde Balto-Slawiese hipotese het 'n Balto-Slawiese prototaal uit Proto-Indo-Europees ontwikkel wat as gemeenskaplike voorloper van die Baltiese en Slawiese taalfamilies beskou word. Albei families behoort tot die Satem-tale binne die Indo-Europese taalgroep.

| **Litaus**<br>***lietuvių kalba*** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Litaue<br>Wit-Rusland<br>Letland<br>Pole<br>Rusland<br>▪ Kaliningrad-oblast |
| Gebied: | Baltiese lande |
| Totale sprekers: | 3,2 tot 4 miljoen (2,9 miljoen in Litaue) [1] |
| Rang: | 144 |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Balties<br>Oos-Balties<br>**Litaus** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Europese Unie<br>Litaue |
| Gereguleer deur: | Staatskommissie van die Litause taal (*Valstybinė lietuvių kalbos komisija*) |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `lt` |
| ISO 639-2: | `lit` |
| ISO 639-3: | `lit (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=lit)` |

## Inhoud

# Geografiese verspreiding



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Litaus word hoofsaaklik as meerderheidstaal in Litaue gepraat, terwyl daar ook minderhede van Litaussprekendes in Wit-Rusland, Letland, Pole en die Kaliningrad-oblast van die Russiese Federasie aangetref word. Die taal word daarnaas deur beduidende Litause immigrantegemeenskappe in Argentinië, Australië, Brasilië, Kanada, Denemarke, Estland, Frankryk, Ysland, Ierland, Noorweë, Rusland, Swede, die Verenigde Koninkryk, die Verenigde State, Uruguay en Spanje gepraat.

In Litaue self word Litaus deur 2 955 200 sprekers (insluitende 3 460 Tatare) - of sowat 80 persent van die totale bevolking in 1998 - as moedertaal gepraat. Die meeste Litause inwoners met ander etniese agtergronde praat eweneens in 'n mate Litaus. Die totale aantal Litaussprekendes wêreldwyd word op sowat vier miljoen beraam.

# Geskiedenis

## Periodisering

In die historiese taalwetenskap van Litaus word daar 'n onderskeiding gemaak tussen die mondelinge of suiwer spreektaal- en die skryftaalperiode. Litaus het as gesproke taal tussen die 7de of 8ste en die laat 15de eeu bestaan. Die vroeë 16de eeu is die beginpunt van Litaus as skryftaal. Die skryftaalperiode word onderverdeel in 'n ouer tydperk (16de tot 18de eeu) en die moderne tydperk vanaf die 19de eeu.

## Vroeë geskiedenis

Litaus het uit 'n dialekgroep van die Indo-Europese oertaal ontstaan waarby in die algemeen nog Slawies nog Germaans gereken kan word nie. Moontlik het hierdie dialekgroep oor 'n langer tydperk saam met die Oerbaltiese en Oerslawiese taal 'n taalkundige eenheid gevorm. Van die oorspronklike Baltiese tale leef naas Litaus slegs nog die Letse taal voort. Die nou verwante, maar uitgestorwe Oudpruisiese taal kan danksy 'n aantal beduidende taalhistoriese monumente ondersoek word. Taalkundiges neem aan dat Lets en Litaus in die vroeë Middeleeue (omstreeks 7de en 8ste eeu) tot selfstandige tale ontwikkel het.

Litaus word deur 'n groot aantal baie ou grammatikale vorme gekenmerk wat gedeeltelik ook in Sanskrit en in ander ou Indo-Europese tale voorkom. Geen ander lewende taal wat in Europa gepraat word is nouer aan hierdie Indiese tak van die Indo-Europese taalfamilie verwant as Litaus nie.

Baltiese stamme het hulle in die 3de millennium v.C. in die huidige taalgebied gevestig. Uit taalkundige ondersoeke van rivier- en meername het geblyk dat die Baltiese stamgebiede oorspronklik vanuit die Weichsel-rivier tot by Moskou en Kiëf (Kiyv) gestrek het, alhoewel hulle moontlik maar yl bevolk was. Baltiessprekendes is hier later tydens die uitbreiding van Slawiese groepe geassimileer.



Die Litause taalgebied in die 16de eeu

Die eerste Litause staat is tydens die 13de eeu deur Mindaugas gevestig. Daar is min bekend oor die rol wat Litaus in hierdie ryk gespeel het - die destyds gebruiklike skryftaal was Oos-Slawies waarvoor Cyrilliese letters gebruik is. Dié taal is nogtans met Litause terme verryk.

Litaus se status was tot in die 16de eeu beperk tot dié van 'n spreektaal wat in twee state gebesig is - die Grootvorstedom Litaue (ook Groot-Litaue genoem) en die Hertogdom (en latere Koninkryk) Pruise of Klein-Litaue. Voor die begin van die skryftaalperiode was daar volgens Litause taalnavorsers drie variante of interdialekte van gesproke Litaus wat naas mekaar gepraat is en later die basis sou vorm vir drie geskrewe standaardvariante wat deur die Litause adel en geestelikheid gebruik is.

Een van hierdie interdialekte, waarna as «Litause taal» verwys is en wat 'n tyd lank in die Grootvorstedom Litaue gepraat is, het op die Oos-Aukštaitiese dialek van Vilnius en sy nadere omgewing gebaseer. 'n Tweede variant is in die Žemaitiese Vorstedom gebesig wat oor 'n lang tydperk as selfstandige politieke entiteit binne die Grootvorstedom bestaan het. Na hierdie variant, wat op die basis van die Wes-Aukštaitiese dialek ontwikkel het, is as «Žemaitiese taal» verwys. Die derde variant het met die die Pruisies-Wes-Aukštaitiese of Suidwes-Aukštaitiese dialek as kerntaal ontwikkel.

## Oorlewering

### Skriftelike oorlewering


Een van die oudste handskrifte in Litaus, wat bewaar gebly het, dateer van 1503 - 'n handgeskrewe Onse Vader-gebed in 'n kopie van die boek *Tractatus sacerdotalis*

Die oudste handgeskrewe glos, 'n Christelike *Onse Vader*-gebed, dateer uit die jaar 1503. Die eerste Litause boek was Martynas Mažvydas se kategisme wat in 1547 in Königsberg (Koningsberg in Pruise, tans Kaliningrad) gedruk is. In 1620 het die eerste drietalige woordeboek verskyn - Konstantinas Sirvydas se *Dictionarum trium linguarum* het inskrywings in Pools, Latyn en Litaus bevat.

Die meeste vroeë Litause tekste, wat oorgelewer is, het 'n kerklike agtergrond en is uit ander tale na Litaus vertaal - met die gevolg dat in die vertaalde tekste dikwels die brontaal se sinsbou deurskyn. Hulle gee dus nie noodsaaklik 'n presiese indruk van die destydse Litause sintaks nie.

Daarnaas is ook plek- of persoonsname van belang wat in anderstalige dokumente soos verslae van die Duitse Ridderorde of Oud-Russiese kronieke voorkom. Selfs al word hulle dikwels foutief weergegee, word hulle nogtans vanweë hul ouderdom as belangrike bronmateriaal vir navorsers beskou.

As gevolg van die Pools-Litause opstand in 1863 het die Tsaristiese Russiese regering die druk van Litause boeke met Latynse letters in die Russiese gedeelte van Litaue summier verbied en die gebruik van die Cyrilliese alfabet verpligtend gemaak. Hierdie verbod is eers in 1905 weer opgehef. Litause boeke is destyds nogtans dikwels in die aangrensende Oos-Pruise gedruk en deur sogenaamde boekedraers (Litaus: *knygnešiai*) na Litaue gesmokkel.

### Mondelinge oorlewering

Mondelinge oorlewering speel nog steeds 'n belangrike rol by die bewaring van Litause dialekte. Ondanks die relatief klein taalgebied is daar 'n aantal idiome wat in twee hoofgroepe verdeel kan word: Aukštaities (Opper-Litaus) en Žemaities (Neder-Litaus). Die huidige skryftaal baseer op die dialek van die gewes Suvalkija (wat by Aukštaities gereken word), en hier veral op die variant wat in die huidige Pruisiese gedeelte van die gebied gebesig is.

Die mondelinge oorlewering van liedere en verhale kan in taalkundige opsig as histories beskryf word - daar bestaan 'n groot verskeidenheid liedtekste, sprokies, legendes en ander genres wat grotendeels in die 20ste eeu neergeskryf is. Hierdie materiaal bevat talle argaïese woorde en vorme.

## Onlangse geskiedenis en taalnormering

Die normering van Litaus as 'n moderne skryftaal het veral tydens die onafhanklikheid van Litaue binne sy etnografiese grense tussen die twee wêreldoorloë (1918–1941) plaasgevind. Die taalkundiges Kazimieras Būga en Jonas Jablonskis het groot bydrae tot hierdie proses gelewer.


Hierdie tweetalige Litaus-Russiese opskrif by die kernkragsentrale Ignalina dateer uit die Sowjet-tydperk

Gedurende die Sowjetbesetting het Russies tot 'n beduidende verkeerstaal in Litaue ontwikkel, veral in nywerheidsgebiede waar immigrante uit ander dele van die Sowjetunie hulle gevestig het, in die politieke en militêre sfeer, maar ook in die mediabedryf (film en televisie) en as publikasietaal vir wetenskaplike werke. Nogtans het Russies nooit die status van eerste ampstaal behaal nie - straatborde, amptelike kenisgewings en vorms was steeds tweetalig. In vergelyking met die Baltiese buurlande Letland en Estland het die persentasie Rusiessprekendes in Litaue relatief klein gebly.

Pogings tot taalsuiwering verteenwoordig 'n belangrike aspek van die moderne ontwikkeling van Litaus, net soos steeds groter aandag aan korrekte taalgebruik geskenk word. 'n Parlementêre kommissie (*Lietuvių kalbos komisija*) waak oor die Litause taal en probeer die invloed van vreemde tale soos Engels deur die skepping van suiwer Litause neologismes te beperk. Selfs die uitspraak van radio- en televisiepersoonlikhede, asook spelling en grammatikale vorme, wat in die openbare sfeer (byvoorbeeld in winkels) gebruik word, word dopgehou. Die kommissie het 'n verskeidenheid reëls vasgestel - soos die skryfwyses van Litause vanne, maar ook vir die korrekte benaming van nuwe ondernemings en produkte, dienste wat verskaf word, asook buitelandse plekname. Terminologiese woordeboeke vir verskillende vakgebiede is deur die kommissie goedgekeur.[2]

'n Tipiese verskynsel van die Litause skryftaal is die aanpassing (transliterasie) van buitelandse leenwoorde en selfs name by Litause spelling en uitspraakgewoontes sodat die literêre figuur *Harry Potter* as *Haris Poteris*, name van buitelandse politici soos *George Bush* as *Džordžas Bušas* en *Gerhard Schröder* as *Gerhardas Šrėderis* weergegee word. Dieselfde reëls word op vreemde plekname toegepas.

'n Ander kenmerk van Litaus is manlike (*-as*, *-is* of *-us*) en vroulike (*-a* of *-ė*) uitgange by selfstandige naamwoorde, persoonsname (voorname en vanne) en plekname (vergelyk *Berlynas* "Berlyn", *Las Vegasas* "Las Vegas", *Paryžius* "Parys"; *šlagbaumas*, afgelei van die Duitse *Schlagbaum*, "slagboom"; *ananasas* van *Ananas*, "pynappel"; *vunderkindas* van *Wunderkind*; *riteris* van *Ritter*, "ridder"). Hierdie uitgange is suiwer grammtikaal van aard en word onder meer benodig om die verstaan van tekste te vergemaklik aangesien Litaus nie oor lidwoorde beskik nie.

In 'n referendum, wat op 25 Oktober 1992 gehou is, het Litause kiesers die nuwe grondwet goedgekeur waarin aan Litaus die status van ampstaal toegeken word. Die Seimas, die Litause parlement, het op 31 Januarie 1995 die Wet oor die Beskerming van Litaus (*Lietuvos Respublikos valstybinės kalbos įstatymas*) aanvaar waardeur die gebruik van Litaus in die openbare lewe gereël word - in openbare instellings, organisasies en tydens amptelike plegtighede en ander gebeurtenisse[3]. Op 1 Mei 2004 het Litaus een van die Europese Unie se ampstale geword.

# Die Litause alfabet (*Lietuvių abėcėlė*)

Die Litause alfabet baseer op die Latynse alfabet, maar dit behels bykomende diakritiese tekens. Dit is 'n oorwegend fonetiese alfabet wat uitsluitlik vir die Litause standaardtaal gebruik word. Žemaities, 'n Litause dialek, maak gebruik van 'n gewysigde variant van die Litause alfabet.

## Litause klinkers

Die Litause alfabet behels twaalf geskrewe klinkers. Naas die Romeinse standaardletters word die aksent *ogonek* ("stertjie") gebruik om lang klinkers aan te dui. Dit is 'n historiese oorblyfsel uit 'n vroeëre taalperiode van Litaus toe hierdie klinkers nog genasaliseer is (soos *ogonek*-klinkers in moderne Pools). Oorspronklik was hulle selfs diftonge met 'n "n"-klank.

| **Hoofletters** | A | Ą | E | Ę | Ė | I | Į | Y | O | U | Ų | Ū |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Kleinletters** | a | ą | e | ę | ė | i | į | y | o | u | ų | ū |
| **IPA** | ɐ<br>ɐː | ɐː | æ<br>æː | æː | eː | i | iː | iː | oː<br>o | u | uː | uː |

## Litause medeklinkers

Die 20 Litause medeklinkers is uit die Romeinse alfabet oorgeneem. 'n Bykomende digraaf *ch* dui 'n stemlose velare frikatief [x] aan.

| **Hoofletters** | B | C | Č | D | F | G | H | J | K | L | M | N | P | R | S | Š | T | V | Z | Ž |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Kleinletters** | b | c | č | d | f | g | h | j | k | l | m | n | p | r | s | š | t | v | z | ž |
| **IPA** | b | ts | tʃ | d | f | g | ɣ | j | k | l | m | n | p | r | s | ʃ | t | ʋ | z | ʒ |

# Woordeskat


Die Akademiese Woordeboek van die Litause taal in 20 boekdele (1941–2002)

Die Litause woordeskat behels in teenstelling met die meeste Germaanse tale min leenwoorde uit ander tale of "internasionale" woorde wat uit Oud-Grieks of Latyn oorgeneem is. Terme wat wél ontleen is sluit 'n groot deel van die Christelike terminologie in wat dikwels sy oorsprong in Slawiese buurtale het (soos *bažnyčia* "kerk"), maar soms ook uit Germaanse tale ontleen is soos *kunigas* "priester".

Aangesien Litaus vanaf die 16de tot in die vroeë 20ste eeu 'n oorwegend plattelandse taal was (die stedelike bevolking het net soos die adel Pools gepraat), was daar aanvanklik 'n gebrek aan talle abstrakte terme en ander uitdrukkings wat eers deur taalnormeerders soos Jonas Jablonskis nuut geskep moes

word. In gevalle waar die moderne Litause taal oor sowel 'n vreemde asook 'n Litause woord vir 'n bepaalde term beskik, word dikwels die voorkeur aan die Litause woord gegee (in teenstelling met byvoorbeeld Duits waar in baie gevalle 'n vreemde woord as beter taalgebruik beskou word).

Tans word die taalgebruik in Litaue, veral in die openbare sfeer, net soos in Frankryk deur 'n spesiale taalkommissie dopgehou. Spel- en grammatikale foute kan net soos foutiewe uitspraak in sekere gevalle (soos byvoorbeeld in reklametaal of die taal van amptenare) deur hierdie kommissie beboet word. Om die gebruik van anglisismes te vermy, is Litause neologismes soos *žiniasklaida* (letterlik "nuusverspreiders") vir "media" geskep. In ander gevalle soos *kompiuteris* ("rekenaar"), *menedžeris* (afgelei van Engels *manager*, "bestuurder"), *resyveris* (afgelei van Engels *receiver*, "tuisteater-ontvanger") is die vreemde vakterme behou en aan Litause spelling en morfologie aangepas.

Die Litause woordeskat is in die tydperk tussen 1941 en 2002 in 'n akademiese woordeboek met twintig boekdele versamel.

| AFRIKAANS | LITAUS | POOLS | ENGELS | FRANS | LATYN |
|---|---|---|---|---|---|
| **aarde** | **žemė** | **ziemia** | **-** | **-** | **-** |
| **bejaard** | **senas** | **-** | **-** | **-** | **senex, gen. senis** |
| **jy** | **tu** | **ty** | **(thou)** | **tu** | **tu** |
| **moeder** | **motina** | **matka** | **mother** | **mère** | **mater** |
| **nag** | **naktis** | **noc** | **night** | **nuit** | **nox, gen. noctis** |
| **nuut** | **naujas** | **nowo** | **new** | **nouveau** | **novus** |
| **sneeu** | **sniegas** | **śnieg** | **snow** | **neige** | **nix** |
| **son** | **saulė** | **słońce** | **sun** | **soleil** | **sol, gen. solis** |
| **stad** | **miestas** | **miasto** | **-** | **-** | **-** |
| **wit** | **baltas** | **biały** | **-** | **-** | **-** |

## Leksikografie

Die skrywer Konstantinas Sirvydas (1579−1631) word as die eerste Litause leksikograaf beskou; ongelukkig het geen enkele eksemplaar van sy woordeboek, wat in 1620 in Vilnius gepubliseer is, bewaar gebly nie. So is 'n drietalige Pools-Latyns-Litause woordeboek met sowat 10 000 inskrywings, die *Dictionarium trium lingvarum*, wat in 1642 in Vilnius gedruk is, die oudste bewaarde Litause woordeboek.

## Indo-Europese taalnavorsing

Die woordeskat van Litaus speel 'n belangrike rol in Indo-Europese taalnavorsing, veral as dit om taalrekonstruksie gaan - net soos Latyn, Grieks en Sanskrit. Een van die standaardsinne, wat dikwels gebruik word om die behoudende karakter van Litaus en Lets te verduidelik, net soos hul verwantskap met Sanskrit en Latyn (die vergelyking is vir die eerste keer in 1958 deur die Duitse indoloog Paul Thieme getrek):

| AFRIKAANS | LITAUS | LETS | SANSKRIT | LATYN |
|---|---|---|---|---|
| **So God tande gegee het, sal hy ook brood gee.** | **Dievas dave dantis; Dievas duos duonos.** | **Dievs deva zobus, Dievs dos maizes donu.** | **Devos adadat datas; Devas dat [*of* dadat] dhanas.** | **Deus dedit dentes; Deus dabit panem.** |

Leksikale ooreenkomste tussen Litaus en Sanskrit dui nie op 'n nou verwantskap tussen die twee tale nie (Litaus behoort tot die Balto-Slawiese, Sanskrit tot die Indo-Ariese taalfamilie binne Indo-Europees), maar spruit voort uit 'n gemeenskaplike kulturele en historiese konteks - albei tale was in die loop van die geskiedenis nie aan ingrypende veranderinge blootgestel nie (byvoorbeeld deur eksterne faktore soos vreemde oorheersing soos in die geval van Lets). Die status van Sanskrit as liturgiese taal het verseker dat dit grotendeels onveranderd gebly het.[4]

Argeologiese gegewens dui daarop dat 'n groot deel van Noordoos-Europa, wat ongeveer van Moskou tot Berlyn gestrek en die noordelike deel van die Dnipro-bekken ingesluit het, gedurende die 1ste millennia v.C. en n.C. 'n Baltiessprekende gebied was. Slawiërs het hierdie gebied eers later binnegedring. Bedek met digte, byna ondeurdringbare bosgebiede, was hierdie streek veraf geleë van die belangrikste migrasie- en handelsroetes - faktore wat bygedra het tot die bewaring van 'n uiters argaïese taalfamilie.[5]

# Dialekte

Litaus het twee groot dialekgroepe (*tarmės*): *Aukštaičių* (Aukštaities, Hoogland- of Opper-Litaus) en *Žemaičių/Žemaitiu* (Samogities, Neder-Litaus). Die huidige Samogitiese dialek het in die tydperk tussen die 13de en 16de eeu onder invloed van Koers ontwikkel.



Dialekte in Litaue: Samogitiese subdialekte word deur geel, rooi en bruin kleure aangedui; Aukštaitiese dialekte deur groen, blou en purperrooi

Die twee groot dialekgroepe word elkeen verder verdeel in drie subdialekte (*patarmės*): Samogities in Wes-, Noord- en Suid-Samogities; Aukštaities in Wes- (*Soduviečiai*), Dainawies en Oos-Aukštaities. Die suidelike en oostelike dialekte word vanweë hul kenmerkende *dz*-klank (in plaas van *dž*) as selfstandige dialekgroep - Dzūkies - beskou. Alle subdialekte word verder verdeel in plaaslike variante (*šnektos*).

Die huidige Litause standaardtaal baseer hoofsaaklik op die dialekte van Wes-Aukštaitija en Pruisies- of Klein-Litaue, waarby die uitspraak veral deur die suidelike Opper-Litause dialek van die gewes Suvalkija beïnvloed is. Alle ander dialekte verskil min of meer van hierdie standaarduitspraak. Alle Litause dialekte is nou verbind met 'n spesifieke etnografiese gewes.

## Neder-Litaus

Neder-Litaus - wat in Žemaitija of Neder-Litaue in die weste van die land gepraat word - behels 'n groter aantal plaaslike dialekte wat merkbaar verskil van dié van Opper-Litaue (Aukštaitija) en moeilik verstaanbaar is vir bewoners van ander landsdele. Die noordelike dialekte toon sekere ooreenkomste met Lets.

Die diftonge *ai* en *ei* word dikwels as *a:* en *e:* uitgespreek, terwyl die klanke *ą*, *ę*, *į* en *ų* in teenstelling met Standaardlitaus dikwels hul oorspronklike status as nasale bewaar het. Die klemtoon val gewoonlik op die eerste sillabe. Die iteratiewe verlede tydvorm *-davo* bestaan nie, maar wél 'n perifrastiese konstruksie soos *liuoba skaityti* "hy het gewoonlik gelees". Die dialekte word daarnaas deur 'n afwykende woordeskat gekenmerk.

## Opper-Litaus

Die opvallendste kenmerk van Opper-Litause dialekte in Aukštaitija is die vervanging van *an-* en *en-* deur *un-* en *in-*.

### Dzūkija

In Dzūkiese dialekte word *d* en *t* in bepaalde woordposisies deur *dz* en *c* vervang: so word *dievas* "God" as *dzievas* uitgespreek.

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Lithuanian" (http://www.ethnologue.com/language/lit) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200504162317/https://www.ethnologue.com/language/lit) vanaf die oorspronklike op 4 Mei 2020. Besoek op 27 April 2016.
2. Nina Janich / Albrecht Greule (reds.): *Sprachkulturen in Europa. Ein internationales Handbuch*. Tübingen: Günter Narr Verlag 2002, bl. 164
3. *e-seimas: Lietuvos Respublikos valstybinės kalbos įstatymas. Besoek op 26 November 2019* (https://e-seimas.lrs.lt/portal/legalAct/lt/TAD/TAIS.15211)
4. *Lingvopedia: Lithuanian. Besoek op 26 November 2019* (https://lingvo.info/en/lingvopedia/lithuanian)
5. *The University of Texas at Austin - Linguistics Reseach Center: Baltic Online - Series Introduction. Besoek op 26 November 2019* (https://lrc.la.utexas.edu/eieol/litol)


## Eksterne skakels

#### Wikimedia Commons

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Litaus.

#### Litaus as ampstaal van die Republiek Litaue

- (lt) *Lietuvos Respublikos kultūros ministerija: Valstybinė kalba* (https://lrkm.lrv.lt/lt/veiklos-sritys/valstybine-kalba)

#### Akademiese navorsing

- (en) *The University of Texas at Austin - Linguistics Research Center: Baltic Online* (https://lrc.la.utexas.edu/eieol/litol/00)

#### Taalkursus

- *Aanlynkursus Afrikaans-Litaus* (http://www.goethe-verlag.com/book2/AF/AFLT/AFLT002.HTM)



Sien ***Litaus*** in Wiktionary, die vrye woordeboek.


**Indo-Europese tale: Satem-tale: *Baltiese tale***

**Oos-Baltiese tale:**

Lets | Litaus | Selonies † | Semigallies † | Samogities

**Wes-Baltiese tale:**

Koers | Oudpruisies † | Galindies † | Sudowies

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Litaue&action=edit) **Tale van Litaue**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Litaus |
| **Minderheidstale** | Karaimies · Oekraïens · Pools · Russies · Wit-Russies |
| **Gebaretale** | Litause gebaretaal · Russiese gebaretaal |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Letland&action=edit) **Tale van Letland**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Lets |
| **Streekstale** | Letgaals · Lyfs |
| **Minderheidstale** | Esties · Duits · Jiddisj · Litaus · Oekraïens · Pools · Romani · Russies · Wit-Russies |
| **Gebaretale** | Letse gebaretaal · Russiese gebaretaal |

**Sien ook:** Taalbeleid van Letland

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Pole&action=edit) **Tale van Pole**

| | | |
|---|---|---|
| **Amptelike tale** | | Pools |
| **Minderheidstale** | **Erken** | Armeens · Duits · Hebreeus · Jiddisj · Karaim · Kasjoebies · Litaus · Oekraïens · Romani · Russies · Rusyn · Slowaaks · Tsjeggies · Wit-Russies |
| | **Onerken** | Silesies · Wilmesouries |
| | **Gebaretale** | Poolse Gebaretaal |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Wit-Rusland&action=edit) **Tale van Wit-Rusland**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Russies · Wit-Russies |
| **Minderheidstale** | Litaus · Oekraïens · Pools · Trasjanka · Wes-Polesies |
| **Gebaretale** | Russiese Gebaretaal |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4133373-1 (https://d-nb.info/gnd/4133373-1) · LCCN: sh85077647 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85077647) · NDL: 00569566 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00569566) |